# HISTORIESE OORSIG

**en**

# FOTO-ALBUM

**van die**

# GEMEENTE MAFEKING

# DIE AFGELOPE 50 JAAR



GEDRUK DEUR MAFEKING MAIL (EDMS.) BPK.
EERSTELAAN 2, NYWERHEIDSGEBIED, MAFEKING 8670

## KERKRAAD TYDENS DIE VYFTIG-JARIGE BESTAAN




AGTER: D. Seymore, S. Wessels, D. Rademeyer, J. Blignaut, P. Bossert, S. Wessels, P. Robbertse, G. Hayward, F. Brill, H. Keet, F. Hurn

MIDDEL P. Barnard, S. van Niekerk, J. Coetzee, W. van Niekerk, J. Cordier, A. van Rensburg, C. Pretorius. P. Claase, J. van der Westhuizen, J. van Dyk

VOOR C. Esterhuizen, P. Ernst, D. Maree, A. van Zyl, A. Wessels, Ds. N. Heyneke, J. Nienaber, P. Erasmus, G. Visser

# VOORWOORD

DIT IS MET alle beskeidenheid dat ons hiermee 'n kort oorsig gee oor die ontstaan en groei van die Ned. Herv. Gemeente van Mafeking as die **oudste gemeente** in die hele Kaapland. Dit moet nie gesien word as 'n wetenskaplike en indringende studie nie, aangesien dit blote vermelding is van gegewens uit die Notule Boeke en vertellings van nog oorlewende lidmate.

Hoewel die Gemeente amptelik eers in 1929 gestig was, het hier reeds in 1914 lidmate gewoon. Onder andere die gesin M.S. Grobler en sy eggenote tant Marie Grobler met vyf seuns en een dogter. Hierdie gesin sou in die tyd wat kom 'n groot rol in die geskiedenis speel. Ds. M.S. Grobler is die kleinseun van die Groblers. Verder is hier woonagtig die gesin F.G.A. Wolmarans, 'n agter, agter kleinseun van Ouderling A.D.W. Wolmarans van Witfontein.



Oom Johnny Grobler en Tant Willa Grobler

In hierdie vroëre jare het Ds. G.E. Alers van tyd tot tyd dienste gehou soms in huise en later in die "Moth"-saal of in die Skoolsaal op Uitkyk wanneer kinders gedoop en aangeneem was.

Ek wil graag my dank en waardering uitspreek vir die samewerking van Ouderling Thos van Zyl, John Nienaber en broeder Jaap Bossert om hierdie werkie te kon publiseer asook vir versameling van stof en foto's. Ook my dank aan Oom Piet en Tant Marie van Tonder, die dogter van bogenoemde Oom Grobler, nog lewende lidmate, wat vir ons so baie kon vertel.

Ek wil graag hulde bring aan almal wat sedert 1914 tot 1979 hulle aandeel gehad het tot die uitbouing van die gemeente tot waar hy vandag is. Mag ek die vertroue uitspreek dat elkeen wat hierdie boekie deurlees, geinspireer word om hom of haar

met diepe dankbaarheid te besiel vir dit wat ons voorgeslag met soveel toewyding vir ons tot stand gebring het onder uiters moeilike omstandighede.

Mag hierdie verlede ons verder daartoe bring om onsself met groter toewyding te gee aan die Heer van die Kerk.

> "Wat buig jy jou neer, o my siel en wat is jy
> onrustig in my?
> Hoop op God, want ek sal hom nog loof.
> Die verlossing van my aangesig en my God . ."

Ds. N.M.J.S. HEYNEKE

# DIE STIGTING EN GROEIPUNTE VAN DIE GEMEENTE MAFEKING

## 1929-1948

OP 27 Julie 1929 word 'n gemeentevergadering gehou te Mafeking onder voorsitterskap van Ds. G.E. Alers van Lichtenburg, waarop die voorsitter die gemeente meedeel dat die ringskomitee die gemeente Mafeking afgestig het tot 'n afsonderlike gemeente met Ds. Alers as die eerste konsulent.

Die eerste gemeente het bestaan uit drie wyke, nl. Mafeking dorp, Ramatlhabama en Mareetsane, maar op 'n gemeentevergadering van 22 Februarie 1931 is besluit om nog twee nuwe wyke af te stig, nl. Buhrmansdrift en Setlagole, waarna die gemeente bestaan het uit vyf wyke. Die eerste skriba van die gemeente was Broeder G.J. Grobler. Nagmaalsvierings het gereeld, nl. vier keer per jaar plaasgevind en die eerste katkisante het met die nagmaal van April 1930 belydenis van geloof afgelê.

Met die ontstaan van die gemeente is geweldige finansiële probleme ondervind, en om die toestand nog hagliker te maak is gedurende 1929 'n geweldige droogte ondervind, met die gevolg dat die eerste basaar wat bepaal was om gehou te word in 1929 uitgestel was tot April 1930. Of hierdie basaar ooit gehou was is nie duidelik nie. Om die gemeente te hulp te kom in haar swak finansiële posisie het die orreliste, ongelukkig onbekend, haar dienste aan die gemeente gratis beskikbaar gestel en het die konsulent Ds. G.E. Alers goedgunstelik toegestem om vyf pond (tien rand) as konsulentfooie te aanvaar in plaas van die gebruiklike tien pond (twintig rand).

Daar vind dikwels grensgeskille tussen gemeentes plaas, en in hierdie nuutgestigde gemeente was dit nie 'n uitsondering nie. Geskille het ontstaan tussen die gemeente van Mafeking en die buurgemeentes van Lichtenburg en Zeerust, wat vir baie jare nog sou voortduur en helaas nooit tot die bevrediging van die gemeente Mafeking opgelos is nie. Hierdie geskil het veral ontstaan met die gemeente van Zeerust, wat die volgende plase as grenslyn beskou het, nl. Molopo-Oog, Bultfontein, Klein Rooigrond, Kookfontein, De Eg en Leeukoppie in plaas van die voorgestelde grenslyn oor die plase Nauwpoort, Ottoshoop, Klippan, Vlakplaats en De Eg.

Hierdie gemeente het egter bly voortbestaan ten spyte van vroeëre terugslae en met die kerkraadsvergadering van Januarie 1930 is ouderling M.S. Grobler en diaken P. Kruger gekies om die gemeente by die ringsitting te verteenwoordig gedurende Maart van daardie jaar te Ventersdorp. Genoemde twee broeders kon egter weens onvoorsiene omstandighede nie die vergadering bywoon nie.

Die tydvak van Ds. Alers as konsulent van die gemeente het tot 'n einde gekom in 1930 en die laaste kerkraadvergadering waar hy as voorsitter opgetree het was in April 1930, waarna hy vervang was as konsulent deur Ds. E.S. Mulder, die latere professor aan die teologiese fakulteit van die Universiteit van Pretoria. Met die eerste kerkraadvergadering waarop Ds. Mulder as voorsitter opgetree het, nl. Oktober 1930 word die lidmaatgetal bespreek en dit het geblyk dat as gevolg van die feit dat die wyk Ottoshoop weer deur Zeerust teruggeneem is, en dat sekere lidmate wat aan Mafeking behoort nog na Lichtenburg gaan en aan daardie gemeente behoort, die

lidmate getal nie 153 is nie, maar hoogstens 60. Die Administrateur van die kerk word dus versoek om die lidmatetal te verander na 60 vir heffingdoeleindes, wat toe ook toegestaan is. As gevolg van die finansiële posisie van die kerk het ook Ds. Mulder nes Ds. Alers toegestem om net vyf pond (tien rand) as konsulentsfooie te aanvaar.

Ds. E. Mulder se laaste besoek aan die gemeente was Mei 1931 waarna die gemeente vir 'n jaar herderloos of beter gestel konsulentloos was. Gedurende hierdie tydperk het ouderling M.S. Grobler die voorsitterstoel met kerkraadsvergaderings ingeneem. Aangesien daar vir 'n volle jaar geen nagmaal in die gemeente bedien is nie, en daar geen kinders gedoop is nie, het die afgevaardigdes na die ringsitting te Zeerust opdrag gekry om Dr. Fourie te nader met die versoek om die gemeente te besoek en die sakramente te bedien. Aan hierdie versoek het Dr. Fourie goedgunstiglik voldoen en het die gemeente op 28 Mei 1932 vir slegs een keer besoek.

Gedurend· hierdie tydvak 1929-1932 het ouderling M.S. Grobler onvermoeid gewerk in belang van die gemeente en dis grotendeels aan sy onbaatsugtige diens aan die gemeente dat dit staande kon bly.

Teen die einde van 1932 het die aktiwiteite van die gemeente op Mafeking feitlik tot stilstand gekom grotendeels as gevolg van die probleme wat ondervind is om predikante te kry om die sakramente te bedien. Hierdie toestand het aanleiding gegee tot die stigting van die gemeente op die plaas Uitkyk. Aangesien die plaas Uitkyk sentraal geleë was vir 'n groot aantal gemeentelede het die keuse van 'n standplaas op genoemde plek geval.

Die stigtingsvergadering van die gemeente te Uitkyk het plaasgevind 29 Oktober 1933 onder voorsitterskap van Ds. P.J.J. Venter. Daar moet opgelet word dat die naam van die gemeente nog die gemeente van Mafeking was, maar dat die standplaas van die gemeente slegs na Uitkyk verskuif het. Op hierdie stigtingsvergadering is broeders A. Oosthuizen en J. Kamfer as ouderlinge verkies en as diakens broeders M.C. van Niekerk en P.E. Kruger. Op hierdie vergadering is afgevaardigdes gekies om die kerkraad van Lichtenburg te ontmoet in verband met 'n konsulentskap, en indien daar nie met Lichtenburg ooreengekom kon word nie, daar met die ring van Zeerust onderhandel word.

Met die ringsitting op 24 April 1934 op Lichtenburg is besluit op aandrang van Ds. Storm om 'n kombinasie te vorm tussen Delareyville, Schweizer Reneke en Uitkyk en om dan gesamentlik 'n predikant te beroep. Bogenoemde onderhandelinge tussen genoemde drie gemeentes was geslaagd op voorwaarde dat Uitkyk 40 pond (tagtig rand) per jaar plus reiskoste as hulle deel van die finansiële verpligtinge aanvaar.

Die gemeente op Uitkyk het gevoel dat bande behoue moes bly met die gemeentelede op Mafeking en hierdie gesindheid word geillustreer deur 'n voorstel ingedien tydens 'n vergadering gehou te Uitkyk op 24 Maart 1934 dat twee nagmaaldienste jaarliks elk op Uitkyk en Mafeking respektiewelik gehou word op voorwaarde dat elke plek sy eie onkoste dra, en dat alle registers wat betrekking het op die gemeente op Uitkyk gehou word: ook dat Uitkyk die hoofsetel van die gemeente moet wees.

Afgevaardigdes is na Delareyville gestuur op 15 Julie 1934 om Ds. G.C. Coetzee te

vra om behulpsaam te wees op Mafeking, wat hy ook aanvaar het. Vir die volgende twee jaar sou Ds. Coetzee in die gemeente met vrug arbei totdat hy in 1936 'n beroep na Lichtenburg aanneem.

Met die gemeentevergadering van 4 November 1934 word besluit om 'n motorkar vir die predikant aan te koop, en word ook besluit om fondse in te samel om 'n kerkgebou op te rig. Huwelike sal ook voortaan op Uitkyk voltrek word.



Skoolsaal te Uitkyk waar eredienste gehou was

Die gebou waar die dienste en nagmaalsvierings plaasgevind het was 'n tweeklaskamer skoolgeboutjie en gedurende nagmaalvieringe het 'n tipiese outydse nagmaal atmosfeer geheers, met ossewaens, perdekarre en 'n paar motorkarre. Vroeg Saterdagoggend is die tente al opgeslaan en teen Sondag was die stil landelike omgewing omskep in 'n gewoel van seker vyftig of sestig nagmaalgangers uitgevat in hul beste kispakke en spoggerigste tabberds wat op 'n waardige Ds. Coetzee 'n groot indruk gemaak het en was altyd van blywende waarde.

Die jaar 1935 is ingelei met daadwerklike pogings om die motorkar aan te koop en om te begin fondse insamel om 'n kerkgebou op te rig. Op 'n gemeente vergadering gehou op 13 April 1935 is besluit dat die kerkraadslede twintig pond (veertig rand) sal skenk vir die doel om 'n motor aan te koop en dat die balans van die koopsom oor drie maande inbetaal sal word. Afgesien van vier nagmaaldienste per jaar word besluit dat die gemeente nog ses Sondae per jaar sal kry vir gewone eredienste. Die strydpunt waar die kerkgebou opgerig sal word was ook onder bespreking, aange-

sien 'n sekere groep die kerkgebou op die plaas Stoneham opgerig wou hê, het hulle hulle by die meerderheidsbesluit neergelê op spesiale versoek van Ds. Coetzee en was daar dus eensgesindheid betreffend die standplaas van die gemeente. 'n Voorstel dat daar dadelik met die insameling van fondse begin sal word vir die kerk is deur die vergadering aanvaar.

Van al die goeie voornemens van die gemeente, wat alle beloftes ingehou het om 'n vooruitstrewende gemeente te word, het niks tereg gekom nie weens die feit dat Ds. Coetzee die gemeente gedurende 1935 verlaat het deur 'n beroep na Lichtenburg te aanvaar. Die nekslag van die gemeente te Uitkyk het egter gekom toe die wet op grondbesit van 1936 deur die parlement aanvaar is, waardeur die hele gebied, waaruit die gemeente bestaan het, as bantoe trustgebied verklaar is. Twee keer gedurende 1937 is egter nog besoeke ontvang van Ds. C.S. van H. Steenekamp wat die gemeente as konsulent besoek het teen 'n konsulentsfooi van twintig pond (veertig rand). plus reiskoste. Teen die middel van 1938 het die laaste blankes die gebied verlaat en het die gemeente opgehou om te bestaan. Die feit dat soveel Hervormde gemeentelede na ander gemeentes verhuis het as gevolg van genoemde wet en die nadeel wat dit vir die gemeente tot gevolg gehad het moet nie geringskat word nie. Die gemeente Mafeking het jare geneem om van die skok te herstel.

Die jaar 1938 lui 'n moeilike tydvak in die bestaan van die gemeente in. Die gemeente op Uitkyk lê aan skerwe, op Mafeking het sedert 1932 nie veel plaasgevind nie, baie gemeentelede het die gebied verlaat. Om alles te bekroon breek die volgende jaar, 1939, 'n Wêreldoorlog uit, met al sy verwoestende gevolge wat vir vyf jaar sal voortwoed, en wat ook in hierdie land en hierdie gemeente sy woelinge en strominge sal veroorsaak. Die klompie gemeentelede wat oorgebly het kon met reg gevra het waarheen nou, maar die geloof is behou en die terugslae van die verlede het hulle gelouter en gestaal om voort te gaan met 'n onwrikbare wil om van hierdie gemeente met die hulp van die Allerhoogste 'n selfstandige en vooruitstrewende gemeente te maak.

Ons is nou weer terug op Mafeking en op 6 Augustus 1938 word 'n kerkraadsvergadering gehou onder voorsittersakp van Ds. Coetzee op Mafeking, waar besluit word dat die kerkraadslede die wyke deeglik moet deurgaan om die gemeentelede weer bymekaar te kry. Tot en met die kerkraadsvergadering van 12 Augustus 1939 het die werksaamhede van die gemeente redelik vlot verloop onder leiding van Ds. Coetzee, maar met die vertrek van Ds. Coetzee na Potgietersrus het die werksaamhede tot 'n stilstand gekom, en dit was eers 'n jaar later dat die eerste kerkraadsvergadering weer gehou is onder die voorsitterskap van die nuwe konsulent, nl. Ds. S.P. Viljoen. Met die koms van Ds. Viljoen het hy dadelik gemerk in watter haglike finansiële omstandighede die gemeente verkeer, en het ook hy goedgunstiglik ingestem om die gemeente teen 'n spesiale lae vergoeding te bedien.

Dit sal seker gepas wees om hier 'n spesiale woord van dank te rig aan die onderskeie predikante wat die gemeente tot hiertoe bearbei het, vir hulle tegemoetkomendheid jeens die gemeente wat die finansiële aspek betref.

Die organisasie van die gemeente het nou weer redelik vlot verloop en met die kerkraadsvegradering van Desember 1940 is weer 'n afgevaardigde na die ringsitting op Krugersdorp gekies. Ouderling P. van Tonder is vir die doel afgevaardig. Op genoem-

de ringsvergadering het hy dan ook 'n voorstel ingedien dat elke Hervormde gemeente ten minste een kollekte aan Mafeking gemeente afstaan om sodoende die gemeente te help om 'n eie kerkgebou te bekom. In die toekoms sou daar ook versoeke aan verskillende instansies van die kerk gerig word vir finansiële bystand, maar ongelukkig het hierdie versoeke telkens op dowe ore geval.

Gedurende die konsulentskap van Ds. Viljoen is gereeld vier keer per jaar nagmaal gevier, twee keer op Mafeking en twee keer op Mareetsane.

Met die kerkraadsvergadering van Oktober 1943 neem die kerkraad met leedwese kennis van die afsterwe van ouderling P. Kruger van Mareetsane. Genoemde broeder het vir baie jare getrou gearbei in die gemeente, en sy nagedagtenis sal vir altyd gehuldig word.

Vir drie jaar het Ds. Viljoen met vrug in die gemeente gearbei, maar die tyd het ook aangebreek om van hom afskeid te neem, en met sy vertrek het daar vir bykans twee jaar weer 'n stilstand in die gemeente gekom. Die Wêreldoorlog het nog voortgewoed maar tesame met die vredesluiting in 1945 het die gemeente Ds. S.P.J.J. van Rensburg, ook 'n latere professor aan die teologiese fakulteit van Pretoria, in die gemeente as konsulent ontvang.

Sedert die koms van Ds. van Rensburg en as gevolg van die rustigheid wat die vrede in die land gebring het, het daar voortaan 'n bestendige groei in die gemeente plaasgevind. Kerkraad sowel as gemeentevergaderings het gereeld plaasgevind, 'n ywerige poging is aangewend om die finansies van die gemeente op 'n gesonde voet te bring, en ernstig is begin dink aan 'n eie kerkgebou. Baie gemeentelede het in 'n mate vervreemd, of beter gestel koud geword, wat die kerkaktiwiteite aanbetref, met die gevolg dat 'n intensiewe bearbeiding onderneem is om diesulkes weer aktief in die werksaamhede in te skakel.

Die verslag aan die kerkraadsvergadering gehou op 13 Oktober 1945 weerspieël vir die eerste keer sedert Uitkyk weer 'n gunstige toestand in die gemeente. Die finansële posisie van die gemeente word bevredigend gevind, die opgawes van die sieletal word in orde gebring vir versending aan die Administrateur en die ouderlinge word versoek om die intekening op die Hervormer by die gemeentelede aan te wakker. Daar word ook besluit om onverwyld voort te gaan met die opsporing van nuwe huisgesinne. Op aandrang van Ds. van Rensburg is daar besluit om met omliggende gemeentes in verbinding te tree met die oog op 'n gesamentlike beroep.

Teen die middel van 1946 is Ds. van Rensburg deur Ds. F.J.Z Booysen as konsulent vervang. Met die eerste kerkraadsvergadering waarop Ds. Booysen voorgesit het, nl. op 4 Junie 1946 word besluit om broeder Nienaber te nader om 'n plan vir 'n kerkgebou op te stel, en om die koste daaraan verbonde te beraam. Daar word ook besluit om met die omliggende gemeentes Vryburg, Molopo, Stella en Goedehoop in verbinding te tree met die oog op 'n gesamentlike beroep.

Broeder J.H. Nienaber sou binnekort as kerkraadslid en skriba van die gemeente verkies word. Genoemde broeder tesame met ouderlinge G.J. Grobler, P.C. Bossert, J.F.J. van Rensburg en R.B. Champion sou vir die jare wat volg die kern van die kerkraad vorm. Dit is ook aan genoemde broeders se onbaatsugtige ywer en onwrikbare geloof te danke dat die gemeente voortaan met rasse skrede kon groei en

vooruitgaan. Al vyf, alreeds oorlede, was altoos 'n toring van krag agter die organisasie en werksaamhede van die gemeente, persone vir wie geen opoffering te groot was, wat hulle beste kragte nooit gespaar het nie, en wat alles feil gehad het vir die vooruitgang van die gemeente. Ons huldig hulle nagedagtenis en dank die Allerhoogste vir sulke manne wat as hoekstene gedien het waarop die gemeente in die na-oorlogse jare gebou is.

Ds. Booyzen het die gemeente vir bykans 'n jaar bedien waarna hy vervang is deur Ds. H.J. Geyser destyds van Lichtenburg. Met elke vergadering in hierdie tydvak het die besprekinge hoofsaaklik gegaan oor die bou van die kerksaal en met die vergadering gehou op 1 Februarie 1947 word gerapporteer dat 24 groot beeste van £124 (R248) ingesamel is vir die doel. Die stadsraad het ook 'n erf teen 'n nominale bedrag van £10 (R20) beskikbaar gestel op voorwaarde dat die gemeente die oordragkoste daaraan verbonde betaal. Gedurende Ds. Geyser se dienstermyn is daar ook weer begin met gereelde huisbesoek, en hy het hom ook daadwerklik beywer in belang van die boufonds. Dit is dus vanpas dat die taak aan hom opgedra is om die hoeksteenlegging waar te neem.

Wat die Sondagskool aanbetref was daar in die gemeente tot en met hierdie tyd weinig of niks gedoen nie, en op aandrang van Ds. Geyser is daar ook 'n begin gemaak met hierdie baie belangrike aspek van die gemeentelike aktiwiteite. Die eerste twee Sondagskool onderwyseresse was Mej. Pretorius en Mev. P.C. Nienaber.

Met die kerkraadsvergadering van 1948 is ook die eerste keer afgevaardigdes na die algemene kerkvergadering gekies. Die volgende broeders is gekies om die gemeente te verteenwoordig, nl. ouderling J.F.J. van Rensburg en diaken P.C. Bossert.

# GROEI EN STABILISERING VAN DIE GEMEENTE

## 1948-1959

Om die voorgenoemde Kerksaal waarvan Ds. H.J. Geyser die hoeksteenlegging waargeneem het, te kan voltooi moes die gemeente 'n lening by die S.A. Permanente Bouvereniging aangaan op 26 Junie 1948. Die bouaannemers was die firma J.H. Nienaber en Seuns. Hierdie bouwerk het baie goed gevorder, so goed dat dit op die 13de November 1948 aan die Kerkraad oorhandig kon word in Kommissie bestaande uit Oudll. J.H. van Rensburg, G.J. Grobler en diaken J.H. Nienaber sou die geboue instand hou.

Die Kerkraad besluit om meerdere bearbeiding te bekom en Ds. Geyser willig in om twee keer per jaar nagmaal te bedien op Mareetsane en twee keer op Mafeking asook agt gewone dienste te Mafeking, waartoe Mafeking £160 per jaar sal bydra. Om 'n eie predikant te kan bekom word 'n vergadering op 15 Maart te Stella belê om oorweging te skenk aan die moontlikheid om Stella, Vryburg, Mafeking, Goedehoop en Moloporivier te kombineer. Hoewel hierdie kombinasie deur die Ringsvergadering goedgekeur was het daar uiteindelik niks van tereg gekom nie. Die gemeente besluit egter om Ds. J.J. Engelbrecht te vra om tydelik die gemeente te bedien teen £40 per maand, traktement en £10 per maand reiskoste met vry inwoning, wat hy dan ook aanvaar het.

Op 13 Januarie 1950 word weer gepoog om 'n Kombinasie te vorm. Hierdie keer met Goedehoop en Moloporivier wat dan ook slaag. Op dieselfde vergadering word proponent P.S. van Staden beroep wat hy dan ook aanvaar het as die eerste voltydse predikant van Mafeking in kombinasie. Op 11 Maart 1950 word proponent van Staden deur Ds. S.E. Young georden en bevestig. Daarna bied die N.H.S.V. 'n onthaal aan in die Stadsaal.

Vir die eerste keer word daar organisatories dinge gereël volgens Kerkwet soos die dienstermyne van die Kerkraad waarvolgens elke kerksraadslid al om die tweede jaar aftree en dat daar op elke vierde Saterdag van die maand kerkraadsvergaderings gehou sal word. By hierdie vergaderings moes die diakens dan ook gereeld die offergawes afdra.

Kontrole word uitgeoefen aan die hand van die lidmate register om te bepaal of al die lidmate besoek word en bydra. In Mareetsane sal egter twee keer per jaar gekollekteer word. Verder was daar huishoudelike reëls opgestel en aan die gemeente voorgelê.

Dit is nie duidelik waar Ds. van Staden gewoon het nie want eers op 1 Julie 1950 kom die kwessie van die bou van 'n pastorie ter sprake en word Goedehoop en Molopo gevra vir finansiële hulp. Die kerkraad besluit om voorlopig vir twee jaar die huis van Mev. van Biljon te huur totdat erwe beskikbaar sal wees. Toe die erwe beskikbaar was, koop die Kerkraad 'n erf in Dadfordstraat. Op 8 April 1951 maak Ds. van Staden bekend dat hy beroep is na Parys en dat hy die beroep aangeneem het. Onder voorsitterskap van Ds. S.E. Young word hy losgemaak.

1 APRIL 1940



AGTER: L.C. Nel, A. Wessels, C. Vorster, J.A. Nienaber, L. Dreyer, J.A. Coetzee
VOOR: P.C. Bossert, J.F.J. van Rensburg, Ds. P.S. van Staden, G.J. Grobler, J.H. Nienaber

Intussen was 'n begin gemaak met die bou van die pastorie. Die gemeente ondervind egter baie geldelike probleme en allerlei pogings word aangewend om fondse te bekom. Daar word selfs weer 'n keer met Zeerust onderhandel oor gemeentegrense maar sonder sukses.

Die Kerkraad besluit om dadelik weer in kombinasie soos voorheen 'n predikant te beroep, maar dan moet Goedehoop en Molopo hulle aandeel tot die standplaas verdubbel na £500 elk.

Die kombinasie hou agtereenvolgende vergaderings. Op 28 Julie 1951 word Ds. D.J. van Staden beroep. Op 20 Oktober word Ds. N.J. van Schalkwyk beroep. Op 12 Januarie 1952 word die beroepe proponent J.M. Fourie deur Ds. J.J. Engelbrecht georden en bevestig. Finansies bly maar voortdurend 'n bron van bekommernis. Die Kerkraad is genoodsaak om by die H.E. Algemene Kommissie aan te klop vir hulp ten bedrae van £600 met as waarborg 'n tweede verband op die gemeentelike eiendomme. Vanwee die tekort aan finansies word Stella weer genader om deel van die

kombinasie uit te maak, egter sonder sukses. Na twee-en-'n-half jaar neem Ds. Fourie afskeid van die gemeente nadat hy 'n beroep na Durban aanvaar het. Ds. J.J. Engelbrecht het op 13 Junie aan hom die akte van losmaking gegee.

5 APRIL 1952



AGTER: J.J. Kleynhans, Koos van Rensburg, Lucas Nel, F. du Plessis, J.A. Coetzee, R.B. Brooks, A. Steinman
VOOR: R.B. Champion, G.J. Grobler, J. van Rensburg, Ds. J.M. Fourie, J.H. Nienaber, C. Vorster

Op dieselfde dag word Ds. S.E. Young beroep, maar aanvaar dit nie. Te Stella word op 7 Augustus 1954 Ds. P.J.J. Venter beroep sonder sukses. Ongelukkig is die notules effens vaag oor die verloop van sake met die ou kombinasie. Dit blyk egter dat op laasgenoemde datum die gemeentes Mafeking, Goedehoop en Stella in kombinasie getree het. Wanneer Molopo uitgetree het, is nie duidelik nie.

Saterdag 8 Januarie 1955 word Ds. W.P. van der Merwe van Leeuwdoringstad deur Ds. Young as die derde predikant van Mafeking bevestig.

Met die kerkraadsvergadering op 19 Februarie 1955, word die aankoop van grond vir verdere uitbreiding bespreek maar geen besluit word geneem nie. Aan die N.H.S.V. word goedkeuring verleen vir die aankoop van 'n Hammond orrel vir £550. Die ou orrel word verkoop vir £50. Met die eersvolgende vergadering word tog besluit om grond aan te koop vir verdere uitbreidings. Die Kerkraad besluit om die erwe te wete nommers 210, 211 en 212 geleë te Voortrekkerweg, te koop vir die bedrag van £6 000. Op die erwe was dan ook 'n huis. Terselfdertyd word besluit om die bestaande pastorie te verkoop aangesien Ds. van der Merwe sy eie huis gehad het. Die pastorie

is dan ook later verkoop vir £4 250. Die kerkraad huur toe die huis van Ds. van der Merwe vir £20 per maand.

Andermaal word onderhandelinge gevoer met die gemeentes Lichtenburg en Zeerust om grensveranderings aan te bring. Ek weet nie vir die hoeveelste keer hierdie aangeleentheid behandel was nie maar andermaal sonder enige sukses. Daar word besluit om 'n aanvang te neem met die insameling van geld vir die bou van 'n nuwe Kerk op bogenoemde drie erwe. Intussen sal jaarliks £100 bestee word vir die opknapping van die bestaande gebou op die drie erwe.

Dit is hoegenaamd nie duidelik wat met die kombinasie soos wat hy voorheen bestaan het, gebeur het nie. Sonder enige vermelding van die ontbinding van die kombinasie word op die vergadering van 4 Augustus 1956 besluit om met Coligny te onderhandel. Ds. van der Merwe en ouderlinge J.H. Esterhuizen, G.J. Grobler en broeder Daan Steyn word gekies om die onderhandelings met Coligny te voer. Hierdie kombinasie is toe gesluit met die verhoogde verpligting aan die kant van Mafeking tot 'n bedrag van £755 per jaar. Op 11 Februarie 1957 neem Ds. van der Merwe egter 'n beroep na Sasolburg aan en word die akte van losmaking deur Ds. Young aan hom oorhandig.

Onder leiding van Ds. Young word die saak van die bou van 'n nuwe pastorie bespreek, aangesien Ds. van der Merwe sy huis verkoop het. Op aanbeveling van die kerkraad besluit die gemeente op 3 Maart 1957 om onverwyld erf nr. 838 aan te koop en 'n pastorie ten bedrae van £4 050 op te rig. Om dit te kon doen moet die kerkraad 'n lening by die bouvereniging aangaan vir die bedrag van £3 000 teen 6,5% rente.

Mafeking in kombinasie met Coligny beroep toe vir Ds. C.J. Smit van Koster wat hy egter nie aanvaar nie. Op 5 Maart word Ds. J.L. van Staden van Germiston beroep, wat dan ook slaag.

Ds. J.L. van Staden is gewillig om in die woonhuis te Tillardstraat 29 te woon. Die gemeente besluit om die nuwe pastorie na voltooiing te verkoop vir £5 000. Daar kom egter heelwat vertraging met die voltooiing van die pastorie as gevolg van weersomstandighede.

Tydens die vergadering van 20 November 1957 word weer ernstig aandag gegee aan die bou van die Kerk, wat minstens £15 000 tot £20 000 sal kos. Dit blyk egter dat die finansiële toestand sodanig is dat werk eers sal moet wag. Die kerkraad moet egter met groter erns fondse insamel vir die boufonds. 'n Beskrywingspunt word aan die Ringsvergadering voorgelê:

(1) Dat al die grense van die gemeentes in die Ring van Zeerust hersien moet word;

(2) Dat die hele Betsjoeanaland Protektoraat by Mafeking ingeskakel moet word;

(3) Dat die Hervormde Algemene Kommissie 'n herderlike besoek moet bring aan die gemeentes van Noord-Kaapland;

(4) Dat op Hervormingsdag 'n konferensie gehou word op 'n sentrale plek, by welke geleentheid voorligting aan ouderlinge en diakens gegee kan word.

Op die Ringsvergadering is egter besluit dat Lobatsi onder die sorg van Zeerust sal bly.

Die bestaande kombinasie met Coligny word beeindig op 4 Mei 1959. Op 27 September 1958 besluit die kerkraad om die dertigjarige bestaan van die gemeente te vier en wel tydens die Ringsvergadering wat op Mafeking sal plaasvind. As reëlingskomitee word gekies die broeders J.P. Bossert, P.F. du Plessis en J.H. Nienaber.

Op 17 Oktober 1959, verlaat Ds. J.L. van Staden die gemeente en die kerkraad besluit om dadelik weer te beroep. Ds. T.H.N. Janson word by hierdie geleentheidberoep.

Op 30 Januarie 1960 word die eerste jeugvereniging gestig en as jeug ouderling word gekies Ouderling P. van Tonder.

Op hierdie tydstip het die gemeente nog nie daarin geslaag om 'n predikant te bekom nie en die bestaande pastorie (die gebou wat gesloop is om die nuwe kerk te bou, word nou verdeel en as woonstelle verhuur. Op 'n gemeentevergadering word besluit om erf nr. 323 aan te koop en daarop 'n pastorie te bou vir 'n bedrag nie £4 500 te bowegaande nie. As borg word die erwe met die gebou daarop geleë in Voortrekkerweg, gegee. Kort daarna aanvaar die Kerkraad 'n tender van J.H. Nienaber en Seuns vir 'n bedrag van £4 600. Die voltooiing van hierdie pastorie was ook die einde van 'n fase van bou en verkoop van pastorieë. Die gemeente het nou beskik oor 'n kerkgebou aan die onderpunt van Proctorlaan, drie erwe waarop die kerk gebou is en 'n pastorie.

Op 'n kerkraads vergadering gehou op 5 Maart 1960 word besluit om Tant Willa Grobler uit te nooi sodat "die kerkraad sy dank en waardering vir al die jare van getroue diens en opoffering persoonlik aan haar te kan opdra".

Tant Willa Grobler was vir baie jare die Orreliste gewees en hoewel sy geen musiekopleiding gehad het nie, het die mense tog lekker saamgesing. Met die inwyding van die nuwe kerk het sy bedank weens gesondheidsredes, maar nie vir lank nie. Tant Willa het dan ook met 'n aanddiens voor die orrel inmekaargesak en na 'n baie kort siekbed is sy oorlede.

Nadat vyf beroepe oor 'n tydperk van 'n bietije meer as 'n jaar uitgebring is, aanvaar Ds. D.J. Dreyer die beroep hierheen, en word hy bevestig op 26 Februarie 1961. Terwyl hierdie gemeente vakant was het dit goed aangegaan, danksy die troue bystand van die konsulente.

Uit die notules van vergaderings gehou, blyk dit dat daar maar altyd 'n tekort aan fondse was en Ds. D.J. Dreyer se groot taak was om hierdie tekorte uit te wis. Hy maak dan ook gebruik van sy organisatoriese vermoeë en baie van sy tyd word in beslag geneem deur die reël van moremarkte en basaars. Die gemeente word in drie groepwyke opgedeel en daar word drie basaars per jaar gehou.

Hy was ook verantwoordelik vir die bediening van lidmate wat in die Betsjoeanaland Protektoraat woonagtig was. Op 'n kerkraadsvergadering rapporteer hy dat hy weens vervoerprobleme nie Ghanzi kon besoek nie. In daardie tyd kon 'n mens nie met 'n gewone motor by Ghanzi kom nie en was dit net moontlik om saam met die swaar vragmotors daar te kom. Dit het dan ook later geblyk dat daar net een lidmaat gewoon het.

## 1959 MAFEKING



AGTER: M.J.J. Hurn, P.F. du Plessis, L.C. Nel, P.A. de Jager, J.P. Bossert, J.J. Labuschagne, A. Wessels, M.S. van Tonder, G. Visser, A.C. Jacobs
VOOR: H. Combrinck, P.H. van Tonder, J.H. Nienaber, Ds. J.H. van Staden, G.J. Grobler, D.J. Matthee

Ds. Dreyer was ook op kultuurvlak aktief. Tydens die besoek van die Staatspresident op 20 Julie 1963 word hy die sameroeper van 'n komitee saamgestel uit lede van die drie Susterskerke en een van sy take is om die verwaarloosde konsentrasiekerkhowe te laat opknap.

Gedurende September 1963 woon Ds. Dreyer 'n vergadering van die Evangelisasieraad in Durban by. Op pad terug sterf sy eggenote tragies in 'n motorongeluk.

As gevolg van die stadige maar seker groei van die gemeente het die gebou in Proctorlaan tydens nagmaaltye hopeloos te klein geword en moes daar ernstig oorweeg word om 'n nuwe kerk te bou.

In die notule van 'n gemeentevergadering gehou op 25 Januarie 1964 kom die volgende voor:

> "Vervolgens word die bou van 'n kerk op erwe 210, 211 en 212 geleë in Voortrekkerweg bespreek.
>
> "Die gemeente besluit dat die bestaande gebou op die genoemde erwe gesloop word en dat 'n kerkgebou op die terrein van die drie erwe opgerig sal word volgens 'n sketsplan van Mnr. H. Vermooten . . "
>
> "Dat 'n lening by een of ander kredietinrigting aangegaan sal word".
>
> "Die boukommissie sal bestaan uit: Ds. D.J. Dreyer, J.H. Nienaber, H.J. de Beer, Dr. S.C. Cronje, Rita Cronje, D.J. Steyn en Albert Wessels".

In die maandblad van November 1964 verskyn die volgende:

> "Bou van ons Nuwe Kerkgebou"
>
> "Op aanbeveling van die Boukommissie het die Gemeente op 'n Gemeentevergadering van 1 November 1964 besluit om die tender van Mnr. Zietsman van Lichtenburg te aanvaar en om ons huidige kerkgebou te verkoop.
>
> "Die finansiële verpligting van die gemeente is nou die volgende:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Prys van nuwe kerkgebou | R43 000 | Lening beskikbaar | R50 000 |
| Skuld op Pastorie | 10 000 | Verkoop van ou kerkgebou | 8 000 |
| Argiteksfooi | 3 000 | | |
| | R56 000 | | 58 000 |

> "Hiervolgens hou ons dus R2 000 oor om te spandeer op 'n klok en orrel.
> "Die gemeente het dus nou 'n finale besluit geneem en dit beteken dat elkeen in die gemeente minstens sy volle deel sal moet doen. Dit beteken ook dat ons groot doel en mikpunt nou die nuwe kerkgebou is en geen kleinighede, klein verskilletjies en ontevredenheidjies moet in die pad van ons groot doel en strewe kom nie.
>
> "Een ding moet elkeen baie goed besef: Dit gaan nie net om geld insamel nie, maar die hele aangeleentheid is vir ons gemeente 'n geloofsaak en elkeen sal ook in die gebed en smeking voor God moet staan in hierdie hele grootse saak".
>
> "Mag God Sy seën op ons besluit gee en mag Hy ons sterk in hierdie voorneme. Laat ons mekaar aan Sy sorg opdra".

Dat Ds. Dreyer 'n baie bekommerde man was nadat hy klaar sommetjies gemaak het is seker want net na hierdie berig verskyn die volgende:

"Wat buig jy jou neer, o my siel
en wat is jy onrustig in my?
Hoop op God, want ek sal Hom nog loof —
Die verlossing van my aangesig en my God"

Die ingebruikneming van die nuwe kerk vind plaas op 28 Augustus 1965.

INWYDING VAN KERK OP 28 AUGUSTUS 1965



AGTER: Besoeker, J. Schutte, J. Steinmann, J. van Rensburg, R. Bands, J. Venter, H. Dednam, J. du Preez, R. Brooks, J. Dreyer, S. Wessels, J. Dirksen, Besoeker
VOOR: J. Joubert, W. Meyer, G. Visser, P. de Jager, Prof. P.S. Dreyer, Ds. D. Dreyer, Ds. J. van der Merwe, A. van Zyl, M. Hurn, A. Wessels, P. van Tonder, L. Nel

In November 1965 aanvaar Ds. Dreyer 'n beroep na Dordrecht en op 12 Desember 1965 lewer hy sy afskeidspreek.

Dit was 'n baie bekommerde kerkraad wat hier agtergebly het. Die maandelikse paaiement wat op die kerkskuld moes betaal word was bykans R400. Dit was 'n verskriklike bedrag in daardie jare vir hierdie gemeente (ongeveer 200 lidmate).

Op 29 Mei 1966 ontvang die gemeente Ds. J.A. Smit.

Die groot knelpunt was nog steeds finansies. Die groot droogtes in die sestigerjare, die ontvolking van Mafeking as gevolg van die verskuiwing van die Hoofstad van Betsjoeanaland hier in Mafeking na Gaborones en die verskuiwing van die Spoorwegpersoneel wat vroeër in die werkswinkels van die Rhodesië Spoorwee werksaam was, en later ook die treinpersoneel wat tot op Mahalapye diens gedoen het, het alles daartoe bygedra om sake te vererger.

Die kleinighede en klein verskilletjies waarna Ds. Dreyer in sy boodskap in die maandblad verwys het was later nie meer so klein nie. Dat die kerkskuld 'n bron van groot bekommernis was, was seker ook die groot oorsaak van al die struwelinge. Benewens die kerkskuld (wat nie vinniger gedelg kon word nie) het die oortrokke rekening in die bank ook al groter geword en het die rente van die oorspronklike 6% tot 14% gestyg. Op 'n vergadering gehou op 8 Februarie 1974 rapporteer die skriba as volg:

> "Die kerkskuld beloop nog 'n bedrag van R40 000 terwyl die gemeente nog 'n oortrokke rekening van R7 594 het"

Ten spyte van alles was dit nooit nodig gewees om hulp by ander instansies te vra nie en was daar tog gehoor gegee aan die bede "Mag God Sy seën op ons besluit gee en mag Hy ons sterk in hierdie voorneme. Laat ons mekaar aan Sy sorg opdra"

1974



AGTER: C. le Roux, J. du Preez, J. Cordier, J. Coetzee, J. Blignaut, D. Meyer, W. Pienaar, R. Esterhuizen, S. Wessels, F. Hurn, R. Brooks, R. van Sittert

VOOR: A. van Zyl, N. Rautenbach, L. Dreyer, Ds. J.A. Smit, L. Nel, A. Wessels, J. le Roux

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering gehou op 4 Januarie 1974 ontvang Ds. Smit sy akte van losmaking. Hy het 'n beroep na Oos-Londen aanvaar.

In Januarie 1975 ontvang die Gemeente Proponent J.B. Schutte as leeraar. Op 'n ouderdom van 23 jaar was hy seker die jongste predikant wat in 'n gemeente diens aanvaar het. Vir hom was dit seker 'n groot uitdaging, want die klein geskilletjies was nog nie heeltemal uit die weg geruim nie. Benewens dit het die gemeente se oortrokke rekening nog steeds gestyg.

Ds. Schutte, 'n jong man wat net klaar afgestudeer het, het tog daarin geslaag om baie van die geskille uit die weg te ruim en vrede en rus te bewerkstellig. Dit het dan ook gaandeweg beter met ons finansies gegaan en het die kerkskuld aansienlik verminder.

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering gehou op 26 Julie 1977 ontvang Ds. Schutte sy akte van losmaking en verhuis na Carletonville.




AGTER: D. Brits, P. Viviers, S. Wessels, J. Blignaut, Mev. S. van Niekerk, Mev. P. Barnard, J. van der Westhuizen, F, Hurn
MIDDEL: P. Erasmus, C. Esterhuizen, J. Coetzee, P. Clase, C. Hulme, J. Cordier, J. van Rensburg
VOOR: G. Visser, A. van Zyl, Ds. en Mev. J.B. Schutte, A. Wessels, J. Vermaak, J. Nienaber

Die Sondagmiddag diens om 14h00 word weer eens die orde van die dag. Ons is dankbaar dat die Predikante van die omliggende gemeentes hulle weg oop gesien het om

ons met so 'n kerkdiens te bearbei. Ten spyte van hewige proteste was die kerkbesoek glad nie swak nie.

Op 'n Kerkraadsvergadering gehou op 17 September 1977 word die kombinasie met Stella beëindig. Op 'n buitengewone vergadering gehou op 18 September 1977 beroep die kerkraad Ds. N.M.J.S. Heyneke van Vryburg en ons is gelukkig dat hierdie eerste beroep wat uitgebring is, suksesvol was.

'n Besluit wat deur die kerkraad geneem is op 3 Februarie 1978 kan seker bestempel word as **die belangrikste ooit in die geskiedenis van hierdie gemeente.**

Nadat die kerkskuld vir die soveelste keer bespreek is, kom hulle tot die gevolgtrekking dat baie geld in die vorm van rentes in vreemdes se sakke gaan. Hulle kom tot die gevolgtrekking dat indien daar nou daadwerklik opgetree word, die kerkskuld binne 'n jaar gedelg kan word en daar word besluit om dadelik te begin met 'n kollekte.

Die reaksie op hierdie oproep was vêr bo verwagting. Op 19 September 1978 word die laaste tjek ten opsigte van skulddelging gepos. Vir die jaar 1978 was die gemeentelike inkomste R50 000.

**Vir die eerste keer in die geskiedenis van hierdie gemeente is daar nie meer skuld op enige van die eiendomme nie.** Die oortrokke bankrekening is ook minimaal en in sy verwelkoming by die eerste kerkraadsvergadering vir 1979 meld Ds. Heyneke dat daar nou min rede is vir kwelling oor kerkskuld en dat die Kerkraad nou sy aandag kan wy aan die geestelike sy van sy werksaamhede.



Besoekers en Kerkraad op die vyf-en-twintig-jarige bestaan

## HUIDIGE SITUASIE

### 1979

'N PAAR slotopmerkings dien hier vermeld te word:
In die gemeente heers algehele rus, vrede en voortuitgang wat ons tot diepe dankbaarheid stem. Die geringe oortrokke rekening sal waarskynlik met die veekollekte en die basaar tydens die feesviering omskep word in 'n batige saldo. Daar kan nie nagelaat word om te vermeld dat die N.H.S.V. met so min bronne tot hulle beskikking nie minder as R5 200 aan die Kerkraad oorbetaal het om die skuld te delg nie. Ons opregte dank en waardering word hiermee geboekstaaf.
Op 23 April 1979 het die Du Plessis Kommissie vir Plurale Betrekkinge te Mafeking vergader by welke geleentheid instansies van Mafeking memorandums kon indien en te woord kon staan insake die inlywing van Mafeking by Bophuthatswana al dan nie. Die Ned. Hervormde Gemeente het 'n memorandum ingedien teen die inlywing. Indien dit egter nie slaag nie, was daar sekere voorbehoude, soos o.a. dat indien die gemeente nie meer selfstandig sal kan voortbestaan nie, dat die R.S.A. die eiendom van die gemeente teen heersende waardes sal aankoop en aan die gemeente teen 'n redelike huur verhuur sal word.
Die uiteinde van hierdie ondersoek en uiteindelike besluit van die Regering sal ons moet afwag en in die hande van die Koning van die Kerk, ons Heer en God laat. Ons hoop en vertrou dat Mafeking Gemeente as die oudste gemeente van die Kaap Kolonie sal kan bly voortbestaan onder welke omstandighede ookal.

N.H.S.V. KOMITEELEDE 1979



AGTER: P. Barnard, Mev. A. Heyneke, S. van Niekerk, S. Blignaut
VOOR: A. Ernst, M. Bossert, A. Nienaber, A. Pretorius



Ds. P.S. van Staden
1950.3.11 tot 1951.4.8



Ds. J.M. Fourie
1952.1.12 tot 1954.6.13



Ds. W.P. van der Merwe
1955.1.8 tot 1957.2.11



Ds. J.L. van Staden
1957.3.5 tot 1959.10.17



Ds. D.J. Dreyer
1961.2.26 tot 1965 November



Ds. J.A. Smit
1966.5.28 tot 1974.1.4



Ds. J.B. Schutte
1975.1.19 tot 1977.7.26



Ds. N.M.J.S. Heyneke
1977.11.9